85

# PSALM 85

U was u land, o He - re, toe - ge - neë,

'n nu - we toe-koms het U ons ge - gee.

Ons son-des het U vir ons toe - ge-dek,

U het u gram-skap teen ons prys-ge - gee.

2.

**Wil U ontfermend weer na ons toe keer;**

**vernuwe ons, gun ons u liefde weer.**

**Verlos ons en maak dit weer vir ons goed,**

**gun ons weer vreugde en u hulp, o Heer.**

3.
Dit wil ek hoor, die woorde wat Hy praat

met hulle wat hul op sy woord verlaat,

wat na Hom luister en getrou Hom dien:

Die goeie gee Hy hul in volle maat.

4.
**Vir hulle is die uitkoms reeds al daar.**

**Sy redding sal Hy aan ons openbaar.**

**Geregtigheid en vrede, liefde, trou,**

**hier in ons land sal Hy dit openbaar.**

5.
Sy trou sal uit die aarde op ontspruit,
geregtigheid straal uit die hemel uit.
Geregtigheid sal God se pad berei,
dit loop Hom telkens op sy weg vooruit.